# Kareeberg Munisipaliteit

# Jaarverslag 2007/2008

## Hoofstuk 1

## Inleiding en oorsig

### 1.1 Burgemeester voorwoord

**Munisipale Raad**

Na amalgamasie van munisipaliteite gedurende Desember 2000 (Munisipale Afbakenswet 1998) het Kareeberg Munisipaliteit (NCO 74) ontstaan, 'n kategorie B Plaaslike Munisipaliteit bedien Carnarvon, Vosburg en Vanwyksvlei met 'n totale oppervlakte van 17 689 $km^2$. Carnarvon is die sentrale dienspunt tussen die drie dorpe. Die Raad bestaan uit vier wyksraadslede en drie proporsionele raadslede. Raadsvergaderings vind twee maandeliks plaas en roteer tussen die drie dorpe. Raadsvergaderings en wykskomitee vergaderings word gehou met ondersteuning van die administrasie. Die besturende en wetgewende gesag van die munisipaliteit berus by die Raad.
Uitvoerende magte berus by die rekenpligte beampte deur die Raad aangestel.
Gemeenskapsdeelname word deur die Raad nagestreef volgens die Munisipale Stelselwet, hoofstuk 2, wet 32 van 2000. Verskillende beleide soos deur die Raad aanvaar maak dit moontlik vir die Raad om te moniteer en te evalueer. Kommunikasie met die publiek word geskandeer deur die plaaslike nuusbrief (Korbeeltjie), internet, webtuiste, strooibiljette asook die maandelikse diensterekeninge.

**Administrasie**

Volgens hoofstuk 7 van die Stelselswet, wet 32 van 2000 beskik die Raad oor die dienste van 'n Rekenpligte Beampte, en drie departementshoofde. Die gemelde beamptes het hul verantwoordelikhede vir die jaar nagekom, en Raadsbesluite geïmplementeer.

Die oorskakeling van die Raad se boekhouding na die G.R.A.P. – stelsel (Generally Recognized Accounting Practice) het glad verloop. Die munisipaliteit het weereens vir die tweede agtereenvolgende jaar 'n ongekwalifiseerde ouditverslag ontvang. Transformasie,

vaardigheidsopleiding en ontwikkeling (wet 81 van 1998) wat 'n uitdaging vir Kareeberg Munisipaliteit was, is met groot omsigtigheid geïmplementeer. 'n Totaal van 74 personeellede is tans indiens van die Raad volgens die goedgekeurde organogram. Alle beleidsdokumente wat deur die Raad aanvaar is, is opgestel deur die administrasie soos bv. deernisbeleid, diefstal, korrupsie, finansiële, tariewe, selfoon, vastebates en 'n voertuigbestuursplan. Alle openbare administratiewe dokumente bv. bedryfs- en kapitaalbegroting, geintegreerde ontwikkelingsplan en waterdienste is aanvaar en implementeer.

Die delegering van funksies en magte is behoorlik opgestel volgens die stelselwet wet 32 van 2000, (art. 51 en 59) en is deur die Raad bekragtig. Daar word maandeliks sowat 2 500 diensterekeninge en jaarliks 2 000 belastingrekeninge uitgestuur. Ongeveer 1 444 behoeftige huishoudings met 'n inkomste van minder as R1 740 is geregistreer en ontvang gratis basiese dienste wat water en elektrisiteit insluit.

**Finansies**

Die Munisipale Finansiële Bestuurswet, wet 56 van 2003, hoofstuk 3 en 4 verwys. Die hoofbepalings van die Departement van Nasionale Tesourie soos vervat in die Provinsiale Finansiële wet (PFMA) wet no. 1 van 1999 en die voorskrifte van die Ouditeur-Generaal.
Finansiële beleide bv. kredietbeheer verordeninge, tariefbeleid, voorsieningskanaal vir diensverskaffers, tenderbeleid asook bestuur van inkomste en uitgawe is gefinaliseer. Waardevermindering van eiendomme en vastebates van die Raad moet in berekening gebring word. Krediteure word maandeliks stiptelik betaal. Die finansiële komitee vergader maandeliks en doen aanbevelings aan die Raad.

Staatsondersteunende kapitaalprojekte soos aangedui in die G.O.P. word streng volgens voorskrifte (DORA) uitgevoer. Die finansiële state is volgens G.R.A.P. voorskrifte opgestel en voor die Augustus sperdatum ingedien by die Provinsiale en Nasionale Tesourie asook die Ouditeur – Generaal.

Die Raad het 'n 63% behoeftige huishoudings wat geregistreer is, wat meebring dat sommige funksies nie gedoen kan word nie as gevolg van die finansiële vermoëns van die inwoners, volhoubare onderhoud en reperasies is dus 'n uitdaging.

**Toegekende tenders en kwotasies 2007/2008**

| | | |
|---|---|---|
| Klein Besighede Sake Ondernemings | - | R 6 822.50 |
| Swart Besighede | - | R 223 136.23 |
| Swart Besighede met gestremdes | - | R 35 643.00 |
| Plaaslike Besighede | - | R3 789 931.01 |

**Tegniese dienste**

**1. Watervoorsiening**

Water word op 'n volhoubare wyse aan al drie dorpe in Kareeberg daagliks voorsien. Water word uit boorgate onttrek en word daar maandeliks in al drie dorpe watermonsters vir labratoriumtoetse geneem. Inwoners wat kwalifiseer volgens die Raad se deernisbeleid ontvang 6 kiloliter water gratis per maand.
Wateronttrekkings en verspreiding word streng volgens voorskrifte van Departement van Waterwese en Bosbou, gedoen.
Volle aandag word geskenk om die Copperton grootmaat waterprojek te bespoedig om verligting te bring aan die inwoners van Vanwyksvlei se water tekort.

**2. Elektrisiteit**

Die Raad se elektrisiteit aankope word vanaf Eskom gedoen. Sekere gebiede in Kareeberg word direk deur Eskom voorsien met voorafbetaalde meters. Die Departementshoof poog om so spoedig moontlik wanneer krag onderbrekings voorkom in Kareeberg se bedieningsgebied, herstelwerk te laat doen. Onderhoud aan straatbeligting word maandeliks gedoen. Inwoners wat kwalifiseer volgens die Raad se deernisbeleid ontvang 50 kwh eenhede gratis. Elektrisiteit tariewe word volgens die (N.E.R.) Nasionale Elektrisiteits Reguleerder se riglyne bepaal. Die beurtkrag van Eskom was deur die munisipale personeel bestuur, deur voortydige kennisgewings aan die gemeenskap uit te stuur.

**3. Sanitasie en Reiniging**

Ten einde verbeterde volhoubare en effektiewe dienslewering, het die Raad sy voertuigvloot opgradeer. Bestuurders is opgelei in die versorging en nasiening van voertuie. Sanitasie personeel word voorsien van die nodige beskermende klere en veiligheidskoene, en ondergaan jaarliks mediese ondersoeke.

Die uitfasering van die emmerstelsel in Kareeberg is 80% voltooi en sal die rioolstelsel in April 2009 inwerking tree. Vullisverwydering vind weekliks plaas, oopruimtes en strate word gereeld skoongemaak. Vullisdromme is in die besigheidsarea op strategiese plekke geplaas.
Klagtes word in 'n register aangeteken en geniet deurlopende aandag.
Inwoners wat kwalifiseer volgens die Raad se deernisbeleid se rekeninge word gekrediteer.

**4. Strate en Stormwaterdreinering**

Strate word periodiek skoongemaak en herstel deur werkskeppings projekte. In voorheen benadeelde gebiede is daar hoofsaaklik nog grondpaaie en plaveiselstrate en word dit op 'n gereelde basis geskraap en opgeknap. Verskeie strate is nou gerehabiliteer en opgradeer. Stormwater dreinering kan nie tot sy reg kom nie as gevolg van tekort aan befondsing.

**Algemeen**

Die Strategiese beplanning werkswinkel vir Raadslede en personeel was suksesvol. Dit gee duidelike rigting aan die verwagtinge van die Raad en personeel.

Die Raad beywer hom om binne die riglyne van die wette in samewerking met die administrasie besluite te neem en te implimenteer.
Voorts wil die Raad die inwoners van Kareeberg verseker dat daar te alle tye 'n bekostigbare en volhoubare diens gelewer word. Die Raad sal poog om met alle onvermydelike verhogings, die stygings in tariewe aanvaarbaar te hou.

Sektorale programme sal altyd deel wees van die Raad se poging om sosiale en morele verval te help aanspreek. Die werkloosheidsyfer in Kareeberg is 22% vir persone tussen 15-65 jaar, terwyl 63% registreer is vir hulp as behoeftige huishoudings. Werksgeleenthede is hoofsaaklik beperk tot landbou en algemene werk.

Behuising is 'n provinsiale funksie, maar die Raad onderhandel op die hoogste vlak om te verseker dat fondse allokeer word vir die groot agterstand in behuising in Kareeberg.

Die Raad het vir die tweede jaar, 'n ongekwalifiseerde oudit verslag

ontvang. Die Raad ontvang goeie samewerking van plaaslike regeringsdepartemente, nie-regeringsorganisasies (NGO's) en gemeenskapgebaseerde organisasies(CBO's)

Die Raad se opregte dank aan personeel vir ondersteuning en bystand in die uitvoering van die Raad se pligte en verantwoordelik-hede. Dankie aan Raadslede vir die verantwoordelike wyse waarop hulle hul statutêre pligte nagekom het gedurende die jaar.

## 1.2 Ligging

Kareeberg Munisipaliteit is ongeveer 400 km suidwes vanaf Kimberley en 230 km wes vanaf De Aar geleë. Kareeberg Munisipaliteit bestaan uit drie dorpe nl. Carnarvon, Vanwyksvlei en Vosburg. Die hoofsetel is geleë te Carnarvon. Vanwyksvlei is 83 km per grondpad vanaf Carnarvon in 'n Noord-westelike rigting en Vosburg is 95 km Noord-oos van Carnarvon waarvan 60 km grondpad en 35 km teerpad is. Die pad tussen Britstown en Vosburg is opgradeer na 'n permanente teerlaag en is afgehandel. Na die afhandeling van bogenoemde projek bestaan die moontlikheid dat die grondpad tussen Vosburg en Carnarvon ook van 'n permanente teerlaag voorsien gaan word.

Die bevolkingsgetal volgens die jongste statistiek is 9482 met 'n totale oppervlakte van 17 689 $km^2$. Die aantal geregistreerde kiesers is tans 6125. Die totale aantal persele (Carnarvon, Vanwyksvlei en Vosburg) is 2386. Die aantal huishoudings in Kareeberg is as volg:

| | |
|---|---|
| Carnarvon: | 1236 |
| Vanwyksvlei: | 351 |
| Vosburg: | 244 |

'n Totaal van 1266 verbruikers wie se inkomste R1740.00 en minder per maand beloop, ontvang 'n maandelikse subsidie op al die basiese dienste soos water (basies en 6kl verbruik), elektrisiteit (basies en 50 eenhede verbruik), koopkrag 50 eenhede per maand (eskom ingesluit) nagvuil, vullis.

## 1.3 Visie

"Ons as Kareeberg Munisipaliteit verbind onsself om 'n volhoubare, bekostigbare diens te lewer en deur ontwikkeling die lewenskwaliteit van alle inwoners te verbeter."

**Misie**

"Ons sal hierdie misie volbring deur 'n geloofwaardige administrasie, voldoende infrastruktuur en verbeterde ekonomiese en sosiale inisiatiewe"

## 1.4 Administrasie

Gemeenskapsvergaderings word sover moontlik na elke Raadsvergadering gehou op die onderskeie dorpe. Die vergaderings op Vosburg en Vanwyksvlei verloop baie goed, goeie bywoning en belangstelling. Elke wyk beskik oor 'n wykskomitee. Die wykskomitees doen aanbevelings oor relevante sake in die betrokke wyke.

## 1.5 Finansies

Die begroting is sodanig opgestel dat alle tariewe op die onderskeie dorpe dieselfde is. Werklike uitgawes beloop R35 201 800 en kapitaaluitgawes R2 872 052. Werkswinkels oor die begroting is ook met die betrokke wykskomitees gehou. Die betaalpersentasie die afgelope boekjaar was 63% sonder interowerheidstoekenning en 87% met interowerheidstoekenning.

Die werklike uitgawes sien as volg daar uit:

| | | |
|---|---|---|
| Salarisse, lone en toelaes | R 7 410 200 | (21.08%) |
| Raadslede vergoeding | R 788 507 | (2.24%) |
| Slegte skulde | R 1 904 116 | (5.42%) |
| Algemene onkoste | R 2 082 754 | (5.93%) |
| Herstel en onderhoud | R 415 454 | (1.18%) |
| Depresiasie | R 1 325 225 | (3.77%) |
| Bates | R 107 | (0.003%) |
| Grootmaat aankope | R 2 015 240 | (5.73%) |
| Toekennings en subsidies | R 3 209 785 | (9.13%) |
| Bedryfsuitgawe (toekennings) | R15 989 443 | (45.49%) |
| Rente | R 11 219 | (0.03%) |

Die kapitaalbegroting is in oorleg met die hersiene G.O.plan opgestel.

Begrotingsbeheer en kontantvloei bestuur word deurlopend gedoen om te voorkom dat oorspanderings en bankoortrekking plaasvind. Korttermyn beleggings soos op 30 Junie 2008 beloop R50 048 559 wat onspandeerde toekennings insluit.

### 1.5.1 Finansiële Verslagdoening

Daar word kwartaalliks aan die Raad verslag gedoen oor die finansiële stand van die munisipaliteit. 'n Balansstaat, inkomste- en uitgawestaat, proefbalans sowel as 'n staat van uitstaandes word voorgelê. Ander statistieke soos betaalpersentasies en lynverliese word ook voorgelê.

Die finansiële state vir 2007/2008 boekjaar is op 6 Augustus 2008 by die Ouditeur-Generaal ingedien. Die Raad se totale uitgawe beloop R7 844 083 minder as die begrotingsbedrag. Die inkomste is R5 200 249 minder as die begroting a.g.v. toekennings nog nie spandeer. Debiteure het met R1 056 213 (46%) na R3 350 145 toegeneem, voorsiening vir slegte skulde in berekening gebring. Die kantoor van die Ouditeur-Generaal het die oudit van gemelde state op 16 Oktober 2008 afgehandel. Tenders en kwotasies goedgekeur vir tydperk onder oorsig, sien aanhangsel A.

### 1.5.2 Interne Oudit

Die Raad het 'n kontrak met Pixley ka Seme Distriksmunisipaliteit om die interne oudit funksie te behartig. Die Raad se werksaamhede word op 'n kwartaallikse basis geoudit, waarna 'n verslag uitgereik word. Die verslae word aan die Raad, sowel as die Ouditkomitee voorgelê.

Senior personeel doen ook deurlopende interne nasiening.

### 1.5.3 Interowerheidsoordragte (IOO)

Die Raad het 'n bedrag van R4 189 000 vir die boekjaar onder oorsig ontvang. 'n Totaal van 1268 verbruikers het baat gevind by hierdie toekenning.

### 1.5.4 Beleid

Die Raad beskik oor die volgende beleide:

Finansies
Voorsieningskanaal-bestuur

Bates
Tariewe
Kliënte sorg
Delegasie van funksies
Voorkoming van korrupsie en bedrog
Kredietbeheer en invordering
Aanstellingsbeleid
Selfoonbeleid
Tariefbeleid
Eiendomsbelastingbeleid

**1.6 Slot**

Alle finansiële rekords soos materegisters, huurkontrakte ens. is opdateer en op datum. Alle fondse, (Aanhangsel G) word deur kontant onderskryf.

**1.7 Tegnies en Siviel**

Die volgende projekte het die jaar onder oorsig in aanvang geneem of is afgehandel:

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| Aankoop van voertuig | - | Carnarvon | : | Eie bronne |
| Opgradering strate | - | Carnarvon | : | MIG |
| Uitfasering emmerstelsel | - | Carnarvon | : | MIG |
| Opgradering stortingsterreine | - | Drie dorpe | : | DWAF |
| Elektrifisering 100 wonings | - | Vanwyksvlei | : | Eskom |
| Sportontwikkelingsprogram | - | Carnarvon | : | Dept. Sport |
| Biblioteekontwikkelingsprogram | - | Drie dorpe | : | Dept. Sport Kuns&Kult |
| Uitvoer van algemene waardasies | - | Drie dorpe | : | Konsultante |
| Watervoorsiening | - | Vanwyksvlei | : | DWAF |

Die onderstaande projekte is reeds vir 2008/2009 boekjaar goedgekeur:

| | |
|---|---|
| Toerisme sentrum | R 600 000 |
| Aankoop van gemeenskapsaal | R 50 000 |
| Uitfasering van emmerstelsels | R 18 000 000 |
| Opgradering van stortingsterrein | R 150 000 |
| Werskepping | R 200 000 |
| Aankoop van bakkie | R 250 000 |
| Aankoop van sanitasievragmotor | R 500 000 |

# Hoofstuk 2

## Dienste wat deur die munisipaliteit gelewer word

### 2.1 Gratis basiese dienste

Die volgende gratis basiese dienste is 2007/2008 gelewer:

#### 2.1.1. Carnarvon

1 vullis p.m.
water basies plus 6kl p.m.
1 nagvuil p.m. (gedeelte)
elektrisiteit basies p.m. plus 50 eenhede
koopkrag 50 eenhede per maand

#### 2.1.2. Vanwyksvlei

1 vullis p.m.
water basies plus 6kl p.m.
koopkrag 50 eenhede p.m.
R5.00 perseelhuur p.m.
R5.33 versekering p.m.

#### 2.1.3 Vosburg

1 vullis p.m.
water basies plus 6kl p.m.
1 nagvuil p.m.
elektrisiteit basies p.m. plus 50 eenhede
koopkrag 50 eenhede p.m.

### 2.2. Elektrisiteit

Die munisipaliteit voorsien elektrisiteit aan 647 verbruikers (Carnarvon en Vosburg) met konvensionele meters en 201 met voorafbetaalde meters in Vosburg. Carnarvon het geen voorafbetaalde meters nie. Elektrisiteit in Vanwyksvlei en ‘n gedeelte van Carnarvon word deur Eskom voorsien. Elektrisiteitstariewe vir die 2007/2008 boekjaar was as volg:

Maandelikse tarief – R49.64 (BTW uitgesluit) per maand
Eenheidstarief – R0.35 (BTW uitgesluit) sent per eenheid
Koopkrag – R0.39 (BTW uitgesluit) sent per eenheid (Vosburg)

## 2.3. Water

Die Raad voorsien skoon water aan 1832 huishoudings (Carnarvon, Vanwyksvlei, Vosburg). Water word in Carnarvon deur 6 boorgate voorsien. In Vosburg word water deur 3 boorgate voorsien, en Vanwyksvlei 4 boorgate. Projekte is tans aan die gang vir die ontwikkeling van bronne.

Watertariewe vir die 2007/2008 boekjaar was as volg:

| | |
|---|---|
| Basies | R67.80 per maand |
| Verbruik: | |
| 0 – 6 kl | R0.70 (BTW uitgesluit )per kl. |
| 7 – 20 kl | R0.84 (BTW uitgesluit )per kl. |
| 21 – 50 kl | R1.98 (BTW uitgesluit )per kl. |
| Bo 50 kl | R3.60 (BTW uitgesluit )per kl. |
| Bo - 20 kl | R10.00 per kl Vanwyksvlei (BTW uitgesluit) tydelik |

## 2.4. Sanitasie en Reinigingsdienste

'n Emmerdiens word twee maal per week word aan 850 verbruikers te Carnarvon gelewer. Dienste word ook aan 694 verbruikers met spoelstelsels en 277 met putstelsels in Vanwyksvlei gelewer. Verbruikers met 'n spoelstelsel se dreine word op aanvraag gepomp. Die putstelsels word ook op aanvraag gepomp. 1877 Verbruikers se vullis word een maal per week per swart sak verwyder. 850 Verbruikers se gryswater (Carnarvon) word ook twee maal per week verwyder.

Die tariewe vir die 2007/2008 boekjaar was soos volg:

R75.60 (BTW uitgesluit )per suiging
R111.38 (BTW uitgesluit )per suiging – Staat
PLUS 100% na ure (BTW uitgesluit)

| | |
|---|---|
| Tuinvullis | R109.17 (BTW uitgesluit) per verwydering. |
| Nagvuil | R 51.72 (BTW uitgesluit) per verbruiker per maand. |
| Vuilwater | R 51.72 (BTW uitgesluit) per verbruiker per maand. |

Die volgende dienste word ook gelewer:

Behuising – beperkte diens, slegs een huur woning.
Brandweerdiens – beperkte diens.
Noodramp – beperkte diens in al drie dorpe, het gedurende die jaar toerusting ontvang vir blus van brande.
Omgewingsgesondheidsdienste – nie meer die funksie van kategorie B munisipaliteite nie.
Museums – dienste te Carnarvon en Vosburg.
Openbare Werke – dienste word in al drie dorpe gelewer.
Parke, oopruimtes en sportgronde – dienste word in al drie dorpe gelewer
Strate en sypaadjies – dienste word in al drie dorpe gelewer.
Verkeer en lisensiëring – beperkte diens in Carnarvon.
Vliegveld – dienste word in al drie dorpe gelewer, slegs Carnarvon het 'n geregistreerde vliegveld.
Begraafplaas – dienste word in al drie dorpe gelewer.
Biblioteekdiens – dienste word in al drie dorpe gelewer.
Meent – dienste word in al drie dorpe gelewer.
Hoofpaaie – dienste word in al drie dorpe gelewer.
Natuurtuin – beperkte diens net in Carnarvon.
Skut – beperkte diens net in Carnarvon.
Swembad – beperkte diens net in Carnarvon.
Slagpale – beperkte diens net in Vosburg.
Woonwapark – dienste word in Carnarvon en Vosburg gelewer.

# Hoofstuk 3

**Menslike Hulpbronne en Organisasie bestuur**

Met die verkiesing in Maart 2006 is vier nuwe Raadslede verkies, die Raad bestaan nou uit drie mans en vier vrouens. Die Burgemeester en Raadslede het deur die jaar verskeie werkswinkels (opleiding) en vergaderings bygewoon. Raadslede word vergoed met inagneming die boperk en bekostigbaarheid.

## 3.1 Personeel

Die personeelkorps bestaan uit 74 met die volgende funksionele departemente

Administrasie
Finansies
Siviel en Elektrisiteit
Interne Oudit
(Sien aangehegte organigram)

Die Wet op Gelyke Geleenthede plan sowel as die werksplekvaardigheidsplan vir die boekjaar onder oorsig is hersien en ingedien.

Personeel is lid van een van die volgende fondse:

| | | | |
|---|---|---|---|
| Aftree fondse | | | |
| Pensioenfonds | : | 5 | amptenare |
| Aftreefonds | : | 37 | amptenare |
| SAMWU Voorsorgfonds | : | 25 | amptenare |
| Mediese fondse | | | |
| LA Health Skema | : | 17 | amptenare |
| Keyhealh | : | 3 | amptenare |

Salarisaanpassings is ten volle deur die Raad geïmplimenteer soos beding en voorgeskryf. Die Raad se beleid vir enige werkskeppingsprojekte is dat mans en vrouens op 'n 50/50 basis aangestel moet word. Alle vakatures word volgens die Raad se Wet op Gelyke Geleenthede plan gevul.

Die volgende aanstellings is deur die Raad gedoen:

Carnarvon:

| | | |
|---|---|---|
| Sanitasie (tydelik) | - | 3 vrouens |
| Biblioteek: Skoonmakers | - | 2 vrouens |
| Munisipale Bestuurder | - | 1 man |
| | | |
| Swembadpersoneel (5 maande) | - | 1 man |
| | - | 1 vrou |
| Kontrakteur: lewering van elektriese dienste | - | 1 man |

Vanwyksvlei:

Geen

Vosburg:

| | | |
|---|---|---|
| Biblioteek assistent | - | 1 vrou |
| Sanitasie (tydelik) | - | 1 vrou |

Personeeluitgawes het die afgelope aantal jare gestyg, desondanks die feit dat die Raad geen nuwe poste geskep het nie. Die persentasie van die bedryfsbegroting ten opsigte van personeeluitgawes is as volg:

2007/2008 - 21.08 %

Diens verlaat

Geen

Opleiding

Raadslede het vir die boekjaar onder oorsig etlike kursusse bygewoon. Die doel van hierdie opleiding is om die raadslede se kennis te verbreed. Raadslede wat in Maart 2006 verkies is het nog beperkte opleiding ontvang.

GRAP – Finansiële kursus
Ontwikkelingsprogram
Projekbestuur
Geïntegtreerde Ontwikkelingsbeplanning
HIV / VIGS

| | | |
|---|---|---|
| Opleiding | – | Nuwe Wykskomiteelede |

Amptenare

| | | |
|---|---|---|
| GRAP | - | Begrotings, state |
| Rekenaaropleiding | - | Excel en Word |
| Watervoorsiening | - | Instandhouding |

### 3.2 Noodrampbestuur

'n Volledige Noodramp bestuursplan is opgestel en 'n Hoof en Adjunkhoof is aangewys. Die Distriksmunisipaliteit dien as die noodrampbestuurssentrum vir die Pixley ka Semestreek en Kareeberg is slegs een van die 8 satellietstasies in die streek.

### 3.3 Geïntegreerde Ontwikkelings- en Waterdiensteplanne

Die hersiening van die Geïntegreerde Ontwikkelingsplan en waterdiensteplan soos vereis, is in samewerking met konsultante gedoen. Deelname deur die gemeenskap is egter swak en is die onderskeie wykskomitees betrek.

### 3.4 Pretasiebestuurstelsel 2007/2008

Die aangeleentheid word in samewerking met 'n konsultant hanteer en sal in die 2008/2009 boekjaar gefinaliseer word.

### 3.5 Wet op bevordering van Toegang tot Inligting (Wet no. 2 van 2000)

'n Handleiding soos voorgeskryf is opgestel.

### 3.6 Toerisme / Reklame

Die Raad maak 'n bydrae tot die bedryf van 'n klein medium sake onderneming wat ook dien as 'n toerismebesigheid.

## 3.7 Liasseerstelsel

'n Nuwe liasseerstelsel is opgestel, ingedien en goedgekeur deur die Departement Argiefdienste en is op 22 Desember 2003 geimplementeer.

## 3.8 Landelike Ontwikkeling

Geen bydrae tot ontwikkeling het in die landelike gebied van Kareeberg geskied.

## 3.9 Munisipale Wapen

'n Wapen is deur die Raad aanvaar, waarna dit deur Departement Heraldiek goedgekeur en gepubliseer is.

# Hoofstuk 4

Aangeheg vind u die volgende:

Begroting
Geouditeerde finansiële state (6 Augustus 2008)
Goedgekeurde tariewe lys
Oudit verslag



# Hoofstuk 5

Sien hoofstuk 2 vir die beskrywings van die dienste wat gelewer word.



# KAREEBERG MUNISIPALITEIT

**Aanhansel A**

## TENDERS EN KWOTASIES GOEDGEKEUR VIR 2007/2008 BOEKJAAR

**KWOTASIES**

| BESONDERHEDE | NAAM | BEDRAG |
|---|---|---|
| 1. Verhuur van Motorwrakpersele - Carnarvon | Mej. B. Barnett | R 100.00p/m |
| 2. Verhuur van Motorwrakpersele - Carnarvon | Mnr. D. Tieties | R 50.00p.j. |
| 3. 300 Amp breker – Vosburg | Saga Distributors | R 4 115.34 |
| 4. Omskakeling van 05/06 fin.state in "grap"formaat | Mubesko Africa | R153 900.00 |
| 5. Versekering 2007/2008 | Phillip Goets | R170 733.52 |
| 6. Pype, kraan - Carnarvon | Visser's Ingenieurswerke | R 9 321.00 |
| 7. Trekstang | Trek In Toyota | R 2 500.00 |
| 8. Rekenaar | Fantique Trade 1215 | R 3 950.00 |
| 9. Herstel van "Auto-recloser" | Switchtech Field Services | R 4 822.20 |
| 10. Algemene waardasies | HCB Eiendomswaardeerders | R736 705.00 |
| 11. Blindings | MM Coreejes | R 1 370.28 |
| 12. Mat | Herholdt Top Carpets | R 3 163.58 |
| 13. Meubels | @Office | R 12 486.78 |
| 14. Oorpakke en veiligheidskoene | Halsted | R 17 240.54 |
| 15. Uitskiet van wild | Oranje Slagtery | R 10.50p.kg |
| 16. Yk en diens van toetsstasietoerusting | Maha Cape | R 8 723.00 |
| 17. "Termination kids" | Saga Distributors | R 3 408.60 |
| 18. Herstel sanitasievragmotor | A.J. Motors | R 8 611.80 |
| 19. Werke: Vanwyksvleidam | Nyl & Beest Konstruksie | R 35 643.00 |
| 20. Omskakeling van 06/07 fin. state in "grap"formaat | Mubesko Africa | R110 000.00 |
| 21. Trekkerbande | Supa Quick | R 6 100.00 |
| 22. Airdec kabel | Universal Cables | R 15 903.00 |

# KAREEBERG MUNISIPALITEIT

Aanhansel A

| BESONDERHEDE | NAAM | BEDRAG |
|---|---|---|
| 23. Vervoer van meubels | Park & Sell Transport | R 7 000.00 |
| 24. 100 KVA "Transformer" | Kawalek Electrical Supplies | R 38 999.40 |
| 25. Skootrekenaar | Compu Lab | R 7 695.00 |
| 26. Windskerm | Carnarvon Bakwerke | R 3 534.00 |
| 27. Oordoen van masjien – Hilux Bakkie | Uitstaan Motors | R 4 062.96 |
| 28. Professionele kostes: watervoorsiening - VWV | SRK Consulting | R958 211.50 |
| 29. Voorafvervaardigde toilette - Carnarvon | 4EVR Plastic Products | R 54 112.61 |
| 30. Herstel van voertuig – Carnarvon | Uitstaan Motors | R 6 317.88 |
| 31. Verifiëring van debiteure inligting | Zingco | R169 600.00 |
| 32. Straatbeligting – Carnarvon | Saga Distributors | R 19 665.00 |
| 33. Bande 205 X 75 X 16 – Carnarvon | Supa Quick | R 2 300.00 |
| 34. Digitale Kopieërder | EDK Besigheidsmasjiene | R120 566.40 |
| 35. Toestoot van sloot – Carnarvon | C. van der Merwe | R 2 850.00 |
| 36. Herstelwerke Nissan Cabstar - Vanwyksvlei | Uitstaan Motordiens | R 4 824.48 |
| 37. Artikel 78 (3) ondersoek - elektrisiteit | Abuti Management | R140 000.00 |
| 38. Hersienings en toevoegings - GOP | Abuti Management | R279 300.00 |
| 39. Omgewingsimpakstudie - VWV | SRK Consulting | R 46 092.48 |
| 40. Voorafbetaalde kragmeters - Vosburg | Saga Distributors | R 7 660.80 |
| 41. Herstelwerke ontsoutingsaanleg – Vanwyksvlei | Malutsa | R263 998.92 |
| 42. Swembadverf – Carnarvon | Jacobs Broers | R 6 250.00 |
| 43. SDBIP | Mubesko Africa | R 40 356.00 |
| 44. Hout – Carnarvon, Vosburg | J.D. Hot Stuff | R 8 000.00 |
| 45. 500 meter airdec kabel | Saga Distributors | R 15 903.00 |
| 46. 16KVA 11 000 / 240 Volts transformator | Kawalek Electrical | R 14 505.00 |
| 47. 130 meter bondelgeleier - Carnarvon | Saga Distributors | R 13 306.88 |
| 48. Artikel 78 (1) ondersoek - elektrisiteit | Abuti Management | R133 600.00 |
| 49. Kwaggakolk boorgat toerusting – Vanwyksvlei | Malutsa | R 71 592.00 |
| 50. Pomp – Vosburg | NC Pump | R 12 084.00 |

# KAREEBERG MUNISIPALITEIT

Aanhansel A

| BESONDERHEDE | NAAM | BEDRAG |
|---|---|---|
| 51. Verhuur van vliegtuigloods – Carnarvon | Carnarvon Vliegklub | R 300.00 p.j. |
| 52. Wysigings – state | Mubesko Africa | R 23 712.00 |
| 53. Grondwater monitering – Kareeberg | SRK Consulting | R 65 736.41 |
| 54. 100 Watermeters - Carnarvon | Elster Kent | R 34 326.54 |
| 55. Herstel van toetsstasiedeur – Carnarvon | Mnr. R. Riley | R 6 000.00 |
| 56. Plaaslike Ontwikkelingsstrategie | Abuti Consulting | R250 800.00 |
| 57. DVD dekodeerders – Vanwyksvlei | KVB | R 2 996.26 |
| 58. Posevaluerings | Abuti Consulting | R 60 526.00 |
| 59. Bande | Uitstaan Motors | R 3 073.44 |
| 60. Bande | M&S Motors | R 7 180.00 |
| 61. Lugreëling – Vanwyksvlei | Jacobs Elektries | R 7 507.31 |
| 62. Bondelgeleier | Saga Distributors | R 15 865.89 |
| 63. 300kl staal reservoir - Vanwyksvlei | Mnr. C. van der Merwe | R2 650 050.42 |
| 64. Verhuur van meentgronde – Vanwyksvlei | Mnr. G.D. de Kock | R 24 000.00 p.j. |
| 65. Verhuur van meentgronde - Vanwyksvlei | Mnr. G.D. de Kock | R 12 000.00 p.j. |
| 66. Verhuur van meentgronde - Vanwyksvlei | Mnr. G. Sawall | R 18 153.36 p.j. |
| 67. Blindings – Carnarvon | M.M. Coreejes | R 10 511.94 |
| 68. Veiligheidstoerusting – Carnarvon | Saga Distributors | R 6 156.00 |
| 69. Skoonmaakmiddels | Britechem | R 4 257.80 |
| 70. Werke - Vanwyksvleidam | Me. F. Jakobs | R 5 000.00 |
| 71. Kwitansies | Fantique Trade 1215 | R 4 100.00 |
| 72. “Brackets” 500mm – Carnarvon | Beka | R 5 221.20 |
| 73. Bou van kraglyn: polisiestasie - Carnarvon | Jacobs Elektries | R 13 132.80 |
| 74. Fotostaatmasjien: Kareeberg Biblioteek – Carnarvon | EDK Besigheidsmasjiene | R 19 494.00 |
| 75. Diens van brandblussers – Carnarvon | Boland Fire (per brandblusser) | R 133.00 |
| 76. Rekenaar – Carnarvon | Fantique Trade 1215 | R 3 140.00 |
| 77. Gereedskap – Carnarvon | KVB | R 5 577.20 |
| 78. Aktuaris Dienste: medies & pensioenvoordele | Arch Actuarial Consulting | R 27 360.00 |

# KAREEBERG MUNISIPALITEIT

Aanhansel A

| BESONDERHEDE | NAAM | BEDRAG |
|---|---|---|
| 79. Fotostaatpapier | S.A. Poskantoor | R 3 983.00 |
| 80. DSTV dekodeerders - Vosburg | KVB | R 2 613.38 |
| 81. Boekrak – Vosburg Biblioteek | Mnr. D.J. van Schalkwyk | R 2 340.00 |
| 82. Rekenaars - Carnarvon | Fantique Trade 1215 | R 27 845.00 |
| 83. Maak van randstene - Carnarvon | BG & DD Bricks Construction | R 75 396.75 |
| 84. Watervoorsiening – Vanwyksvlei | Assured Plumbing | R143 387.70 |
| 85. Verkryging van waterregte – Vanwyksvlei | Grondeienaars (2) | R180 000.00 |
| 86. Sporttoerusting – Carnarvon | Hennies Sentrum | R 6 030.00 |
| 87. Voorafbetaalde elektrisiteitsmeters – Vosburg | Saga Distributors | R 2 298.24 |
| 88. Koeverte en seëls – Carnarvon | S.A. Poskantoor | R 12 780.00 |
| 89. SABS evaluasiesertifikaat – skietbaan Carnarvon | SABS | R 4 189.50 |
| 90. Strategiese beplanning sessie – aanbieding | Abuti Konsultante | R 34 200.00 |
| 91. Strategiese beplanning sessie – reis & verblyf | Melton Wold | R 17 520.00 |
| 92. Reis en verblyfkostes – Carnarvon | Fantique Trade | R 2 500.00 |
| 93. Advertensie: plastiekvullissakke | Die Burger | R 2 353.64 |
| 94. Verhuur van meentgronde – Vanwyksvlei (K1,K2.K3) | Mnr. G.D. de Kock | R 20 500.00p/j |
| 95. Verhuur van meentgronde – Vanwyksvlei (K4,K5,K15) | Mnr. G.D. de Kock | R 15 000.00p/j |
| 96. Huur van gedeeltes meent – Carnarvon (Blok H) | Mnr. J. George | R 120.00p/j |
| 97. Huur van gedeeltes meent – Carnarvon (Blok F) | Mnr. P. Neels | R 100.00p/j |
| 98. Opdatering en verifiëring van GRAP bateregister 07/08 | Combined Systems | R 25 748.72 |
| 99. Voorsiening van JoJo watertenke | KVB | R187 336.90 |
| 100. Koeverte, seëls en fotostaatpapier | S.A. Poskantoor | R 11 284.76 |
| 101. Herstel van sanitasievragmotor – Vosburg | Uitstaan Motors | R 9 162.18 |
| 102. Ink | Fantique Trade 1215 | R 4 890.00 |
| 103. Trekkerbande | Supa Quick Prieska | R 6 780.00 |
| 104. Karate oefenkamp – Upington | Karate Sentrum – Upington | R 8 950.00 |
| 105. Voorafbetaalde elektrisiteitsmeters – Vosburg | Saga Distributors | R 7 660.00 |
| 106. Sporttoerusting | Titan | R 10 375.00 |

# KAREEBERG MUNISIPALITEIT

Aanhansel A

| BESONDERHEDE | NAAM | BEDRAG |
|---|---|---|
| 107. Sporttoerusting | Mike's Sports | R 10 001.80 |
| 108. Dienskontrak (Risograph) | EDK Besigheidsmasjiene | R 580.13p/m |
| 109. Dienskontrak (Fotostaatmasjien) | EDK Besigheidsmasjiene | R 568.51p/m |
| 110. Opleiding (6M) | E. Jacobs en E. Lester | R 24 000.00 |
| 111. Rehabilitasie van Mark- en Victoriastrate | Mnr. C. van der Merwe | R 661 366.33 |
| 112. Veiligheidstoerusting | Voltex | R 4 481.60 |
| 113. Jaarlikse yk en diens van toetsstasie | Maha Cape | R 8 883.00 |
| 114. Opstel van GRAP fin. state 07/08 | Mubesko Africa | R 142 500.00 |
| 115. Materiaal: voorsien en installering van geute - 100 wonings | KVB | R 91 929.21 |
| 116. Arbeid: installering van geute – 100 wonings | BG & DD Bricks en Konstruksie | R 52 882.32 |
| 117. Ink | P.A. Stationers | R 5 359.80 |
| 118. Regsopinie | M.D. Visser en Vennote | R 5 344.32 |
| 119. Voorsiening van antiscalant – Vanwyksvlei | Malutsa | R 11 243.25 |
| 120. Padverf – Vosburg | KVB | R 3 408.74 |
| 121. Aankoop van twee bakkies | Prozel GWM Upington | R 211 540.01 |
| 122. Verhuur van meentgronde (kamp 16) | Mnr. W. Nuwegeld | R 300.00p/j |
| 123. Verhuur van meentgronde (kamp 17) | Mnr. W. Nuwegeld | R 1 500.00p/j |
| 124. Verhuur van meentgronde (kamp 15) | Jansen's Boerdery | R 600.00p/j |
| 125. Versekeringsportefeulje 08/09 | AON Versekeringsmakelaars | R 138 164.00 |
| 126. Voorsiening van plastiese vullissakke | C'est Gyms | R 102 600.00 |
| 127. Herstel van plafon – Kareeberg Biblioteek | BG & DD Bricks en Konstruksie | R 55 417.16 |
| 128. Artikel 78 ondersoek – elektrisiteit | Abuti Konsultante | R 159 600.00 |
| 129. Oprigting van 15 platforms – arbeid | BG & DD Bricks en Konstruksie | R 6 840.00 |
| 130. Sporttoerusting | Mike's Sports | R 9 952.15 |
| 131. Sporttoerusting | Titan | R 18 092.00 |
| 132. Bywoning van toernooi | Hoërskool Carnarvon | R 6 900.00 |
| 133. Blindings – kliniek | Me. M.M. Coreejes | R 4 886.74 |
| 134. Herstel van transformator | Strydoms Armature Winders | R 13 680.00 |

# KAREEBERG MUNISIPALITEIT

Aanhansel A

| BESONDERHEDE | NAAM | BEDRAG |
|---|---|---|
| 135. Vervanging van pyplyn – ontsoutingsaanleg VWV | Assured Plumbing | R 9 405.00 |
| 136. Voorsiening van chemikalieë – ontsoutingsaanleg | Malutsa | R 6 349.57 |
| 137. Aankoop van vier bande | Uitstaan Motordiens | R 7 113.60 |
| 138. Aankoop van vier DVD sentrums | Lewis Stores | R 5 999.96 |
| 139. Verkoop van wild – 20 springbokke | Jagpan Boerdery | R 8.00p/kg |
| 140. Verkoop van wild – 20 blesbokke | Oranje Slagtery | R 15.00p/kg |
| 141. Aankoop van addisionele materiaal (geute) | KVB | R 9 100.06 |
| 142. Tydelike verhuur van erf 189 – steenmakery | Mnr. S.J. Isaks | R 300.00p/m |
| 143. Installering van ligte – Kareeberg Biblioteek | Jacobs Elektries | R 4 360.50 |
| 144. Ontleding van watermonsters | Sol Plaatje Munisipaliteit | R 4 000.00 |
| 145. Aankoop van voorafgeseëlde koeverte | S.A. Poskantoor | R 8 820.00 |
| 146. Ink | P.A. Stationers | R 3 653.20 |
| 147. Aankoop van papier | S.A. Poskantoor | R 4 694.88 |
| 148. Aankoop van papier | Waltons | R 6 660.45 |
| 149. Sporttoerusting | Hennies Sentrum | R 6 000.00 |